# Gemeente Viljoenskroon




27 Februarie 1977

tot

27 Februarie 1998

## VOORWOORD.

MET `N GEMEENTE SE 21 JARIGE BESTAAN WONDER `N MENS OOR DIE GESKIEDENIS VAN SO `N GEMEENTE. DAAROM HET DIE KERKRAAD BESLUIT OM `N GEDENKBLAD SAAM TE STEL WAT DIE GESKIEDENIS VAN DIE GEMEENTE BEVAT. ONGELUKKIG WAS BRONNE OM UIT TE WERK BAIE SKAARS. DIE ENIGSTE BRON WAT MET SEKERHEID GEBRUIK KON WORD WAS DIE NOTULE VAN DIE GEMEENTEVERGADERINGS. DIT WAS VIR MY `N GROOT VOORREG OM DEUR ONS GEMEENTE SE GESKIEDENIS TE DELF. ONS HOOP U GENIET DIT SAAM MET ONS OM DIE GEMEENTE SE VERLEDE MET ONS TE DEEL.

BAIE DANKIE AAN DIE VOLGENDE PERSONE : Mev. WESSIE JANSEN VIR VAN DIE TIKWERK EN Ds. HANNELIE BOTHA VIR DIE PROEFLEES. `N SPESIALE WOORD VAN DANK AAN ONS SKRIBA, OUDERLING COENIE LE ROUX, VIR SY HULP OM INLIGTING TE BEKOM.

ONS BEDE VIR DIE KERKRAAD EN GEMEENTE IS PSALM 90 VERS 12

**" LEER ONS ONS DAE SO GEBRUIK DAT ONS WYSHEID BEKOM."**

OUDL. JACQUES VILJOEN



## INHOUD

## ‘N GEMEENTE MET RUGGRAAT

DIT IS MOEILIK OM TE GLO DAT 21 JAAR VERLOOP HET SEDERT DIE EERSTE KERKRAADSVERGADERING VAN DIE GEMEENTE VILJOENSKROON. OP DIE SOEL AAND VAN 14 MAART 1977 HET EK - OP 24 NOG NAT AGTER DIE ORE - DIE BYEENKOMS AAN HUIS VAN OOM WILLIE EN RINA COETZEE GELEI. DIE VOORLESING WAS UIT SPREUKE 15. ONS WAS NET ‘N HANDJIEVOL. SEWE OM PRESIES TE WEES. DRIE OUDERLINGE, DRIE DIAKENS EN MYSELF. MAAR DIE BESKEIE BEGIN HET VIR MY ‘N VERRYKENDE EN BAIE SPESIALE BETROKKENHEID BY DIE VILJOENSKRONERS INGELEI.

SOOS IN DIE GEVAL VAN DIE BOTHAVILLERS WAT EK TOE REEDS MEER AS ‘N JAAR BEDIEN HET, WAS DIE HARTKLOP VAN DIE GEMEENTE SY HARTLIKE MENSE. DAAR HET EK LIEFDE ERVAAR. EN DAARDIE KWALITEITE VAN LIEFDE, MEELEWING EN DIE ONVOORWAARDELIKE AANVAARDING VAN ‘N ONGETROUDE JONGELING IS NOU WEER BEVESTIG MET DIE UITNODIGING OM ‘N BYDRAE IN DIE GEMEENTELIKE GEDENK-ALBUM TE LEWER - ONDANKS MY ONTBOESEMENDE OUTOBIOGRAFIE.

DIT IS MOEILIK OM TE VERWOORD WAT HIERDIE GEBAAR VIR MY BETEKEN. EK HET VERSKEIE EMOSIES ERVAAR TOE COENIE LE ROUX - EK HET HOM EN GERDA IN DIE HUWELIK BEVESTIG - MY EEN AAND GESKAKEL HET MET DIE VERSOEK. DIE GEVOEL VAN DANKBAARHEID HET MISKIEN OORHEERS. DANKBAARHEID VIR AANVAARDING SONDER OORDEEL. MAAR WAARVOOR EK VERAL DIEPE WAARDERING HET, IS DIE ERKENNING VIR DIE MEER AS DRIE JAAR WAT EK DAAR AS PREDIKANT WERKSAAM WAS.

EK ONTHOU DIE MIDDAG VAN 24 APRIL 1977 - MY BEVESTIGING AS EERSTE PREDIKANT VAN DIE GEMEENTE DEUR DS. NICK BRAYSHAW - NOG GOED. DAAR WAS VERSKEIE GROETEBOODSKAPPE - ONDER MEER VAN DIE ONDERSKEIE SUSTERSKERKE, DIE RING VAN BOTHAVILLE, DIE BURGEMEESTER VAN DIE DORP EN DIE SUSTERS. ONS WAS SONDER KERKGEBOU, MAAR DIE METODISTE KERK SOU ‘N TYDELIKE TUISTE BIED. DIE HANDJIEVOL LIDMATE EN BEPERKTE FONDSE KON NIE DIE KOLLEKTIEWE ENTOESIASME DEMP NIE. INTEENDEEL, DIE KLEIN GEMEENTE HET RUGGRAAT GEHAD.

SAAM MET OUDERLINGE EBEN KüHN,WILLIE COETZEE EN JANNIE REYNEKE HET EK DIE STOWWERIGE PLAASPAAIE AANGEDURF - ANTIHISTAMIENPILLE EN SAKDOEK ALTYD BYDERHAND OM DIE ALLERGIEë DIE STRYD AAN TE Sê. DIE GEMEENTELEDE HET MY MET HULLE LEGENDARIESE GASVRYHEID OORROMPEL, MEDE-MENSE GEWORD. EN NA DIE GROOT VLEESLIKE BEDERF HET ONS OM DIE BYBEL SAAMGETREK OM GEESTELIK DAARUIT TE PUT. SONDAGAANDE NA KERK HET DIE FORMELE HUISBESOEK PLEKGEMAAK VIR KUIER, ELKE WEEK BY ‘N ANDER GESIN. SO HET ONS MEKAAR ALMAL GOED LEER KEN, OOK DIE NUKKE, GRILLE EN GIERE - EN VIR MEKAAR LIEF GEWORD.

DIE KLEIN KUDDE WAS GESEëND EN ONS PROBLEME HET ONS SAAM AANGEPAK. GETALLE HET GELEIDELIK TOEGENEEM EN DIE GELDKOFFERS HET DRUPSGEWYS VOLLER GEWORD. MAAR BOWEAL WAS ALMAL ‘N HEGTE FAMILIE IN VRIENDSKAP EN GELOOF.

DIT WAS VIR MY ‘N VOORREG OM DIE GEMEENTE AS EERSTE LERAAR TE KON DIEN. DIE MEESTE MENSE WAT EK LEER KEN HET, HET LANKAL VERHUIS. VAN DIE PIONIERS IS OORLEDE. MAAR EK GLO DAT DIE GEMEENTELIKE HART NOG WARM KLOP. GELUK MET DIE MONDIGWORDING. EN MAG DIE VOLGENDE EEN-EN-TWINTIG JAAR STEEDS DIE GEES VAN LIEFDE, VERDRAAGSAAMHEID EN MEELEWING WAT EK DAAR LEER KEN HET, WEERSPIEëL.

PIETER CILLIERS

VANAF JANUARIE 1983 WAS DIT MY VOORREG OM IN DIE GEMEENTE VILJOENSKROON TE KON DIEN. DIE 36 BELYDENDE LIDMATE WAARUIT DIE GEMEENTE BESTAAN HET, HET IN 'N GROOT MATE DIE WERKSAAMHEDE VAN DIE GEMEENTE BEPAAL.

IN DIE EERSTE PLEK MOES ONS GEMEENTE IN KOMBINASIE WEES. DIT HET BETEKEN DAT DIE GEMEENTE SOMS MOES WAG EN DAT EK SOMS MET GROOT SPOED SONDAE AANGEVLIEG KOM OM DIE EREDIENS TE LEI. GEMEENTELIKE AKTIWITEITE MOES ALTYD GESINKRONISEER WORD OM TE PAS. VIR DIE DOMINEE HET DIT OOK ALTYD 'N BIETJIE VERSKEURDHEID TUSSEN DIE TWEE GEMEENTES BETEKEN.

VERDER KON NIEMAND SOMMER VAN DIE EREDIENS AF WEGBLY NIE. AS 'N MENS NET 36 GROOTMENSE IS WORD JY MAKLIK GEMIS EN DAN KAN DAAR DALK NA KERKTYD IEMAND OPDAAG OM TE KOM KYK OF JY SIEK IS OF ANDER FOUT HET. DIT OOK HET BETEKEN DAT DIE KATEGESE MEER 'N GESINSSKOOL WAS. EK HET 'N FOTO GEHAD WAAROP BYNA DIE HELE GEMEENTE, GROOT EN KLEIN, AFGENEEM IS EEN JAAR BY DIE SKOU.

JA, DIE KLEIN LIDMAATTAL HET BETEKEN DAT WANNEER ONS WERK, ALMAL DAAR MOES WEES. OF DIT NOU DIE KOSSTALLETJIE BY DIE SKOU WAS OF DIE PANNEKOEKBAK OP ALLEM SE STOEP. ALMAL MOES SAAMWERK.

DIT HET NATUURLIK OOK BETEKEN DAT ONS ALMAL MEKAAR SE LIEF EN LEED GEDEEL HET. AS IEMAND SIEKTE OF SWAARKRY GEHAD HET, DAN WAS DIT ALMAL S'N. JA AS 'N MENS SO MIN IS KAN JY OOK NIE VAN MEKAAR SE PYN WEGKRUIP NIE.

EN LES BES, AS 'N GEMEENTE SO KLEIN IS, WAT SY PREDIKANT IN DIE NGKERK MOET ONTVANG EN SONDAE IN DIE ENGELSE KERKIE MOET EREDIENS HOU, IS DAAR ALTYD DIE BEGEERTE NA GROEI, 'N EIE KERKGEBOU EN UITEINDELIK 'N EIE STANDPLAAS. DAAROM DAT ONS JONGKLOMP DOELGERIG KERKWERK GEDOEN HET. AL 4 WYKE MET AL 4 OUDERLINGE EN AL 3 DIAKENS MET 'N NHSV WAARAAN AL DIE SUSTERS MOES BEHOORT, HET MET ONBLUSBARE GEES GEWERK. EK ONTHOU DAT NAAS TANNIE OTTO EN DIE REYNEKES WAS PIET WESSELS EN COEN OMTRENT DIE OUDSTE VAN ONS. EN KON DAARDIE JONGSPAN WERK.

ONS AS PASTORIEPAAR MOET GETUIG OOR 'N GEMEENTE WAT ONS MET LIEFDE EN HARTLIKHEID ONTVANG, GELEER EN GEDRA HET. ONS IS VAN VILJOENSKROON AF WEG MET VEEL MEER AS WAT ENIGIEMAND IN KORT TWEE JAAR KON VERSAMEL. DAAROM ONS DANK AAN DIE HERE VIR WAT ONS DAAR GEGUN IS EN VOORSPOED AAN DIE GEMEENTE. WAARLIK OOR DIE GEMEENTE VILJOENSKROON KAN ONS SAAMSING 'HOE LIEFLIK IS U WONINGS HEER'

DS. JOHAN VAN WYK



HIERMEE GRAAG 'N AANTAL HERINNERINGS AAN VILJOENSKROON GEMEENTE SOOS DEUR U VERSOEK:

DIE TYDPERK SAAM MET VILJOENSKROON SE NED. HERVORMDE GEMEENTE SAL ONS AS GESIN SEKER VIR ALTYD BYBLY. NIE VANWEË DIE GETALLE OF NOEMENSWAARDIGE GROEI WAT DIE GEMEENTE OOIT IN DAARDIE TYDPERK BELEEF HET NIE, MAAR VANWEË DIE MENSE. MENSE WAT DIEP IN ONS HARTE GEKRUIP EN 'N VERSKIL AAN ONS LEWENS KOM MAAK HET.

ONS HET DIE VOORREG GEHAD OM VIR SEWE JAAR (1984 - 1990) DIE PASTORIEPAAR VAN DIE GEMEENTE TE WEES. ALHOEWEL ONS NOOIT OP VILJOENSKROON SELF GEWOON HET NIE ( DESTYDS NOG IN KOMBINASIE MET BOTHAVILLE WAAR DIE PASTORIE WAS ) HET DIT NIE 'N VERSKIL GEMAAK AAN DIE HARTLIKHEID EN LIEFDE WAT ONS VAN BEGIN TOT END VAN DIE GEMEENTE ONTVANG HET NIE. TIPIESE VRYSTAATSE GEMOEDELIKHEID HET ONS DÁÁR LEER KEN, IETS WAT VIR ONS AANVANKLIK VERRASSEND VREEMD WAS, MAAR WAT WARM TEEN ONS HARTE KOM LÊ HET. VRIENDE HET ONS OOK DAAR GEMAAK - GOEIE, EERLIKE VRIENDE WAT NOG IETS VAN HULLESELF OORHAD VIR ANDER. NAME WIL MENS NIE UITSONDER NIE - DIT SAL BOWENDIEN TE LANK NEEM. MAAR DIE GEMEENTE WAS VIR ONS BAIE GOED - ONS HET DAAR ONS VERSTAND KOM KRY ( SOWEL AS 'N GESIN ) .

ONS HET OOK DIE VOORREG GEHAD OM OP VILJOENSKROON SAAM MET DIE GEMEENTE 'N KERKGEBOU IN TE WY - DIE VRUG VAN JARE SE HARDE EN VOLHARDENDE WERK EN DROOM VAN MAAR 'N HANDJIEVOL LIDMATE. GELEENTHEDE SOOS DIÈ EN NOG VELE ANDER HET VAN ONS TYDPERK TE VILJOENSKROON IETS BESONDERS GEMAAK. VEELS GELUK AAN DIE GEMEENTE EN MAG GOD SE SEËN ( SOOS NOG ALTYD) OP U RUS.

DS. FRANS REDELINGHUYS EN GESIN.



21 JAAR GELEDE HET 'N KLEIN GROEPIE GELOWIGES MET DIE HULP EN GENADE VAN DIE HERE 'N GEMEENTE GESTIG. EK IS BAIE DANKBAAR EN BEVOORREG OM IN HIERDIE 21STE BESTAANSJAAR DEEL TE KAN WEES VAN HIERDIE GEMEENTE. IN DIE TWEE EN 'N HALWE JAAR WAT EK AAN HIERDIE GEMEENTE VERBONDE IS, HET DAAR BAIE MENSE OOR MY PAD GEKOM VAN WIE EK BAIE GELEER HET. EK GLO DAT DIE HERE SULKE GELOWIGES OP ELKEEN VAN ONS SE PAAIE PLAAS OM ONS TE LEER LEWE.

DIE VERSOEKING IS BAIE GROOT OM ELKEEN BY DIE NAAM TE NOEM, MAAR DAN LAAT MENS DALK NET IEMAND UIT.

* BY HIERDIE MENSE HET EK IN DIE EERSTE PLEK GELEER WAT GEDULD IS. AS JONG DOMINEE MAAK MENS SEKER MEER FOUTE AS 'N OUER DOMINEE, MAAR HIER IN VILJOENSKROON HET EK MENSE GEKRY WAT DIT VERSTAAN EN WAT RUIMTE VIR VERBETERING TOELAAT.
* EK HET GELEER WAT LIEFDE EN AANVAARDING IS.
* EK HET GELEER WAT DEURSETTINGSVERMOEË IS.
* EK HET GELEER DAT DAAR NIKS IS WAT DIE MENS SE GEES EN GELOOF KAN BLUS AS DIE HERE DEEL IS VAN JOU LEWE NIE.
* EK HET GELEER DAT MENS NIE OOR JOU FOUTE MOET SIT EN TOB NIE, MAAR OM OP TE STAAN EN TE LEER DAARUIT.
* EK BELEWE GASVRYHEID.
* EK BELEWE DAT DAAR NOG IN ONS DAG GELOWIGES IS WAT OMGEE VIR DIE WERK VAN DIE HERE.

GENOEG OOR MENSE. GEENEEN VAN DIE MENSE WAT OP EEN OF ANDER STADIUM DEEL WAS VAN DIE GEMEENTE, SOU DAARDIE VOORREG GEHAD HET AS DIT NIE WAS VIR DIE GENADE VAN DIE HERE NIE. DEUR SY GENADE KOM GEMEENTES TOT STAND EN BLY HULLE VOORTBESTAAN. DEUR SY GENADE OORKOM MENSE STRUIKELBLOKKE. DEUR SY GENADE KAN ONS GEMEENTE - KERK - WEES.

DIE FEESVIERINGE OM DIE 21 JAAR SE BESTAAN VAN HIERDIE GEMEENTE TE HERDENK, GAAN DUS EINTLIK GLAD NIE OOR DIE MENSE WAT IN HIEDIE 21 JAAR GEWERK EN GELEEF HET IN DIE GEMEENTE NIE.

HIERDIE FEESVIERINGE GAAN DAAROOR DAT ONS AL DIE EER EN DIE DANK AAN GOD WIL BRING VIR DIE GENADE EN LIEFDE WAT HY IN HIERDIE TYD OOR DIE GEMEENTE VILJOENSKROON UITGEGIET HET. 'N MENS KAN DUIDELIK DIE HAND VAN GOD SIEN IN ALLES WAT MET DIE GEMEENTE GEBEUR HET - SELFS DAARDIE TYE WAT ONS GEHUIL HET OF MOEDELOOS WAS.

DIT IS AAN HOM TE DANKE DAT ONS AS GELOWIGES BY MEKAAR KAN LEER EN MEKAAR SE GELOOF KAN VERSTERK. DIT IS AAN HOM TE DANKE DAT ONS HIERDIE MYLPAAL IN DIE LEWE VAN DIE GEMEENTE KAN BEREIK. ONS IS NIE KERK OF GEMEENTE NET VIR ONSSELF NIE - ONS IS DIT IN DIE EERSTE EN LAASTE PLEK VIR HOM. DIT IS DAAROM MY GEBED VIR HIERDIE GEMEENTE EN ELKEEN WAT DEEL WAS OF IS, DAT ONS NOOIT TER WILLE VAN MENSE SE EER OF MENSLIKE AANSIEN SAL WERK IN DIE KERK NIE. EK BID DAT ELKEEN WAT HOMSELF 'N GELOWIGE NOEM, ALLES IN DIE KERK EN GEMEENTE SAL DOEN OM GOD SE NAAM TE EER EN OM SO DIE EVANGELIE VAN JESUS CHRISTUS OOK AAN DIE WÊRELD UIT TE DRA.

DS HANNELIE BOTHA



**MENSE WAT HERKENBAAR IS OP DIE FOTO IS:**

JOEY REYNEKE, SANNIE OTTO, JOHAN EN SAN KOCH, KALLIE VAN ASWEGEN, GAWIE ROSSOUW, EBEN KüHN, WILLIE COETZEE, COEN CLAASSEN, STIENA NEL, BEA KüHN, MEISIE CLAASSEN, JANNIE REYNEKE, PIET NEL, FLORRIE VAN ASWEGEN, GERTJIE HARMZEN, Ds. WILHELM STEYN, Ds. EN Mev. TJ BOTHA, Ds. PIETER CILLIERS, Ds. HME DREYER, ROSSOUW SEUNS, COETZEE DOGTERS, LIESBETH ROSSOUW, KOOS HENDRIKS, BEN STEYN, Mnr. COETZER (KOSTER)

**HIERDIE FOTO IS GENEEM MET DIE STIGTING VAN DIE HERVORMDE GEMEENTE TE VILJOENSKROON.**



# Nederduitsch Hervormde Kerk,

Van Afrika





U word vriendelik uitgenooi na die
ONTVANGS EN BEVESTIGING
van
Ds P. J. CILLIERS
te Viljoenskroon op
SONDAG 24 APRIL 1977
om 3 nm
IN DIE GEREFORMEERDE KERK

## PROGRAM

BEVESTIGING: Ds N. C. J. Brayshaw

INTREEREDE: Ds P. J. Cilliers

ONTVANGS: Seremomiemeester;
Ds H. W. Steyn

GROETEBOODSKAPPE:

Namens Ring van Bothaville:-
Ds N.C. J. Brayshaw

Namens Ring van Potchefstroom:-
Ds H. M. E. Dreyer

Namens Kerkraad en Gemeente:-
Oudl. J. Reyneke

Namens Gereformeerde Kerk:-
Ds C. F. C. Coetzee

Namens N.G. Kerk Moedergemeente
en Oos Gemeente: Ds Louw

Namens Viljoenskroon Gemeenskap:-
Sy edele die burgermeester-
S. J. du Plessis

Namens Susters:-
Mev F. van Aswegen

VERVERSINGS:
N. G. Moedergemeente Kerksaal

**<u>VERRIGTINGE TYDENS DIE STIGTING VAN DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE VILJOENSKROON OP 27 FEBRUARIE 1977.</u>**
Ds. HME DREYER NEEM DIE EREDIENS WAAR OM 3:00 NM. OP 27/2/1977 IN DIE GEREFORMEERDE KERKGEBOU. HY PREEK NA AANLEIDING VAN EFESIëRS 4 VERS 12. "OM DIE HEILIGES TOE TE RUS VIR HUL DIENSWERK TOT OPBOUING VAN DIE LIGGAAM VAN CHRISTUS."

NA DIE EREDIENS LEES Ds. HME DREYER , VOORSITTER VAN DIE RING VAN POTCHEFSTROOM, `N VERSOEK VAN DIE HERVORMDE KERK SE LIDMATE TE VILJOENSKROON WAARIN DAAR GEVRA WORD DAT `N ONAFHANKLIKE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE TE VILJOENSKROON GESTIG WORD. HY VERKLAAR DAT TOESTEMMING DAARTOE DEUR DIE BETROKKE INSTANSIES GEGEE IS.

Ds. AA SWART SKETS DIE GEMEENTELIKE GRENSE VAN VILJOENSKROON EN MELD OOK DAT SEKERE LIDMATE LANGS DIE VAALRIVIER DEUR DIE STILFONTEIN GEMEENTE AAN VILJOENSKROON AFGESTAAN WORD. DIE GEMEENTELIKE VASTE EIENDOM SAL BESTAAN UIT GEKONSOLIDEERDE ERF Nr. 524 VILJOENSKROON. DIE EIENDOM IS GEHEEL EN AL ONBESWAARD. `N BRUIDSKAT VAN R 1000.00 WORD DEUR Ds. WH STEYN NAMENS ORKNEY GEMEENTE AAN VILJOENSKROON OORHANDIG. VERDER SAL DIE VOLGENDE BEDRAE AAN VILJOENSKROON OOR BETAAL WORD:
1) `N BEDRAG VAN R 1000.00 VAN DIE NHSV VAN ORKNEY.
2) R 65.19 VAN DIE DIAKONIE ORKNEY
3) `N BEDRAG SYNDE DIE OFFERGAWE VAN DIE LIDMATE TE VILJOENSKROON OOR `N SEKERE TYDPERK.

DAAR WORD BESLUIT DAT DIE NAAM VAN DIE GEMEENTE VILJOENSKROON SAL WEES, EN DAT HY BY DIE RING VAN BOTHAVILLE INGEDEEL SAL WORD.

DIE GEMEENTE WORD VERDEEL IN DRIE WYKE EN AS OUDERLINGE WORD BROERS E KüHN, W COETZEE EN J REYNEKE EN AS DIAKENS BROERS K VAN ASWEGEN, C CLAASEN EN G ROSSOUW SONDER ENIGE TEENVOORSTELLE DEUR DIE GEMEENTE VERKIES, EN WORD HULLE AS KERKRAADSLEDE BEVESTIG DEUR Ds. DREYER.

OUDERLINGE KüHN EN REYNEKE WORD BENOEM OM DIE OORDRAGSTUKKE TE ONDERTEKEN.

Ds. WH STEYN DRA DIE GELUKWENSE VAN DIE ORKNEY GEMEENTE OOR EN BEDANK DIE RINGSKOMMISSIE VIR DIE VOORBEREIDING TOT DIE STIGTING VAN VILJOENSKROON GEMEENTE. HY RIG OOK `N WOORD VAN DANK AAN DIE GEREFORMEERDE GEMEENTE VIR DIE GEBRUIK VAN HUL KERKGEBOU IN DIE VERLEDE, ASOOK DIE GEREFORMEERDE KOSTER MEV. COETZEE EN DIE ORRELISTE.

Ds. TJ BOTHA VRA VERSKONING VIR DIE AFWESIGHEID VAN Ds. LOOTS. HY WENS DIE NUWE GEMEENTE GELUK EN VERWELKOM HUL IN DIE RINGSVERBAND VAN BOTHAVILLE. HY BEDANK OOK DIE RING VAN POTCHEFSTROOM VIR HULLE TOESTEMMING TOT DIE STIGTING VAN DIE NUWE GEMEENTE.

Ds. PJ CILLIERS VERKLAAR DAT DIT VIR HOM `N BLYE DAG IS DAT DAAR OOK OP VILJOENSKROON `N HERVORMDE GEMEENTE GESTIG IS. HY WENS VILJOENSKROON VERVOLGENS GELUK NAMENS BOTHAVILLE GEMEENTE. HY BETUIG OOK SY WAARDERING TEENOOR Ds. STEYN VIR SY BESONDERE BYDRAE WAT GELEI HET TOT DIE STIGTING VAN DIE NUWE GEMEENTE.

Ds. HME DREYER VERDUIDELIK DAT DAAR AL SEDERT 1958 ONDERHANDEL IS MET DIE OOG OP DIE STIGTING VAN `N GEMEENTE ALHIER. EEN VAN DIE GROOT KAMPVEGTERS WAS OUDERLING NIC BOTES, VADER VAN Ds. HENNIE BOTES. HY WENS OOK DIE NUWE GEMEENTE GELUK NAMENS DIE RINGSKOMMISIE VAN POTCHEFSTROOM RING.

HIERNA DOEN OUDERLING W COETZEE DIE NODIGE BEDANKINGS EN NOOI ALMAL TEENWOORDIG OM VERVERSINGS TE GENIET IN DIE KERKSAAL VAN DIE NG MOEDERGEMEENTE.



**NOTULE VAN DIE EERSTE GEMEENTE VERGADERING GEHOU OP 14 MAART 1977 OM 7:00 NM. IN DIE HUIS VAN OUDERLING WJ COETZEE, STEYNSTR 75, VILJOENSKROON.**

Ds. CILLIERS OPEN DEUR TE LEES UIT SPREUKE 15.

VASSTELLING VAN EREDIENSTYE EN PLEK.
A) METODISTE KERK : 7:00NM IN DIE SOMER EN 6:00 NM. IN DIE WINTER.
B) GEREFORMEERDE KERK : 2 DIENSTE PER MAAND SONDAG AANDE OM 7:00 NM. EN 2 DIENSTE PER MAAND SONDAG OGGENDE OM 8:00 VM.
C) INDIEN Bg. PLEKKE NIE BESKIKBAAR IS NIE SAL GEPOOG WORD OM DIE SKOOLSAAL TE KRY.

SONDAGSKOOL : OUDERLING JANNIE REYNEKE WORD GEKIES AS KATEGESE HOOF.

ORRELIS : DIE VOLGENDE PERSONE GAAN GENADER WORD OM TE HELP : MEV KOCH, ERIKA KüHN, MEV PIENAAR EN MEV KüHN.

DIE VOLGENDE PERSONE WORD VERKIES.
SKRIBA : OUDERLING WJ COETZEE.
KOLPORTEUR : DIAKEN KALLIE VAN ASWEGEN.
KASSIER : DIAKEN GAWIE ROSSOUW.

DIE GEMEENTE WORD IN 3 WYKE VERDEEL MET KERKRAADSLEDE AS VOLG.
- WYK 1 : OUDERLING WJ COETZEE EN DIAKEN G ROSSOUW
- WYK 2 : OUDERLING J REYNEKE EN DIAKEN C CLAASSEN.
- PLAASWYK : OUDERLING E KüHN EN DIAKEN K VAN ASWEGEN.

BROER NEL STAAN SY POSBUS ,Nr. 224, AF AS GEMEENTE POSBUS.

BANKREKENING : `N SPESIALE SPAARREKENING MET R 1000.00 BY VOLKSKAS EN `N LOPENDE REKENING WAAR DIE RES VAN DIE GELD INBETAAL WORD OOK BY VOLKSKAS.

BEVESTIGING VAN DIE PREDIKANT SAL PLAASVIND OP 24 APRIL 1977.



## DIE EERSTE KERKRAAD VAN DIE GEMEENTE WAS:

OUDERLIINGE : E KüHN; WJ COETZEE; JM REYNEKE.
DIAKENS : GP ROSSOUW; CF CLAASSENS; CF van ASWEGEN.

## KERKRAADSLEDE WAT IN VILJOENSKROON GEMEENTE GEDIEN HET EN DIE EERSTE DATUM WAT HULLE TOT DIE KERKRAAD VERKIES IS:

| OUDERLINGE | | DIAKENS | |
|---|---|---|---|
| PAL WESSELS | 13/8/78 | J LINGENFELDER | 5/11/78 |
| J REYNEKE | 6/5/79 | M VAN STADEN | 13/4/80 |
| G ROSSOUW | 6/5/79 | C LE ROUX | 30/10/80 |
| R STEINMANN | 22/2/81 | AW CLAASENS | 21/2/82 |
| R STRYDOM | 21/2/81 | J BOTHA | 21/2/82 |
| G BEZUIDENHOUT | 2/5/82 | A NIEMANN | 15/2/83 |
| P VAN RHYN | 8/3/84 | H KEYTER | 14/8/83 |
| L SCHLEBUSCH | 11/11/84 | J ERASMUS | 11/11/84 |
| J ERASMUS | 7/8/86 | DC DE BEER | 7/8/86 |
| B HALLIDAY | 9/2/87 | S DE NYSCHEN | 30/11/86 |
| J KOTZEE | 28/8/88 | J SCHOEMAN | 6/2/88 |
| J LIEBENBERG | 2/12/90 | D SWARTS | 9/11/88 |
| G DE BEER | 2/12/90 | J LIEBENBERG | 9/11/89 |
| S GREYLING | 10/11/91 | GJ VILJOEN | 3/2/91 |
| P KLOPPER | 15/11/92 | G LE GRANGE | 20/9/92 |
| J KOCH | 13/6/93 | A BARNARD | 14/2/93 |
| J VAN WYK | 13/6/93 | A VAN DER ZANDT | 26/9/93 |
| A BARNARD | 26/9/93 | R VAN WYK | 26/9/93 |
| H ALBERTSE | 7/11/93 | A ALBERTSE | 7/11/93 |
| C ENGELBRECHT | 7/8/94 | D VILJOEN | 12/2/95 |
| D FOURIE | 12/2/95 | C ROOS | 12/2/95 |
| D SWARTS | 14/5/95 | C SWARTS | 14/5/95 |
| T STEYN | 14/5/95 | D STEYN | 14/5/95 |
| M GREYLING | 14/5/95 | J GREYLING | 4/2/96 |
| GJ VILJOEN | 5/11/95 | J DU PREEZ | 4/8/96 |
| M VAN RENSBURG | 11/5/97 | A FOURIE | 3/11/97 |
| H EKSTEEN | 11/5/97 | F PIETERSE | 11/5/97 |
| C LE ROUX | 17/8/97 | S NEL | 2/11/97 |
| RJM KLEINGELD | 2/11/97 | | |



## DIE EERSTE INSKRYWING IN DIE ALMANAK VAN 1977

**VILJOENSKROON:** (gestig 1977). **Kerkgebou:** Theronstraat. **Gemeentelike adres:** Posbus 224, Viljoenskroon 9520. **Predikant:** ds P.J. Cilliers. Careystraat 39. Bothaville 9660 Tel. 213. **Konsulente:** predikant van Welkom, predikant van Odendaalsrus. **Skriba/Skriba vir registrasie:** W.J. Coetzee. Tel 569 **Kassier:** G.P. Rossouw. Tel. 410. **Orreliste:** mev. S. Koch. Tel. 504. **Kolporteur:** C.F. van Aswegen. Tel. 236. **Superintendent van kategese:** J.M. Reyneke. Tel. 564.

**Ouderlinge:** E. Kühn, W.J. Coetzee. J.M. Reyneke

**Diakens:** G.P. Rossouw. C.F. van Aswegen. C.F. Claassens

**Lidmatetal** 88. (Belydende lede 54.

## INSKRYWING IN DIE ALMANAK VAN 1998

**VILJOENSKROON: (gestig 27.02.1977). Kerkgebou:** H/v Engelbrecht- en Reidstraat, Viljoenskroon. **Gemeentelike adres:** Posbus 224, Viljoenskroon 9520. **Predikant:** ds JS Botha (deelsorg), Havemanstraat 47, Viljoenskroon 9520, tel 056-3431301/0829543110. **Sekretariële beampte:** mev HF Eksteen, tel 056-3430315 **Skriba:** CJ le Roux, tel 056-3431234. **Kassier:** mev HF Ekşteen, tel 056-3430315. **Skriba vir registrasie:** mev HF Eksteen, tel 056-3430315. **Orrelis:** mev SMH Koch, tel 056-3430934. **NHSV-voorsitter:** ds JS Botha, tel 056-3431301.

**Lidmaattal:** 144 (belydende lede 84).
**Ouderlinge:** Eksteen HC, Janse van Rensburg M, Le Roux CJ, Steyn TFJV, Viljoen GJ.
**Diakens:** Fourie AB, Keyter HR, Pieterse F, Roos CJ.

DIE EERSTE KIND WAT IN DIE GEMEENTE GEDOOP IS, WAS BAREND JOHANNES VAN HEERDEN. HY IS DIE SEUN VAN GERT EN ANNETJIE VAN HEERDEN

## DIE EERSTE LIDMATE WAT BELYDENIS VAN GELOOF AFGELê IN VILJOENSKROON GEMEENTE WAS:

| | |
|---|---|
| JOHANNES MATTHEUS REYNEKE | 11/2/1979 |
| MARIA JOHANNA VERMAAK | 11/2/1979 |
| JURIE JACOBUS THEUNISSEN | 13/5/1979 |
| STEFANUS GERHARDUS WESSELS | 4/11/1979 |
| ELBIE REYNEKE | 4/11/1979 |
| ELIZABETH JOHANNA VERMAAK | 4/11/1979 |
| PIETER GIDEON NIEUWOUDT | 4/11/1979 |

## NHSV STIGTING

OP 5 JULIE 1977 IS DIE VILJOENSKROON NHSV-TAK GESTIG. Mev. DIBBIE BOTHA HET DIE STIGTING WAARGENEEM EN DIE TAK IS MET TWAALF LEDE GESTIG. DIE EERSTE BESTUUR WAS:
Mev. JOEY REYNEKE : VOORSITTER,
Mev. FLORRIE VAN ASWEGEN : VISIE-VOORSITTER,
Mev. EUNICE STEINMANN : SEKRETARESSE.

IN DIE 21 JAAR HET DIE TAK VERSKILLENDE PROJEKTE AANGEPAK EN BAIE GEMEENTE- EN NAGMAAL ETES AANGEBIED. IN 1997 IS DAAR `N EETSERVIES VIR 100 PERSONE AANGEKOOP. WANNER DIE BEOOGDE SAAL KLAAR IS, SAL ONS UITEINDELIK OOK ONS EIE KOMBUIS KAN GEBRUIK.

Ds. HANNELIE BOTHA

## JEUG.

OP DIE FOTO IS DIE JEUG TYDENS `N KUTUURDAG BY DIE VOORTREKKER MONUMENT.



**HIER VOLG NOU SOMMIGE HOOGTEPUNTE ASOOK LAAGTEPUNTE IN DIE GESKIEDENIS VAN VILJOENSKROON GEMEENTE SAAMGESTEL UIT DIE GEMEENTEVERGADERINGS SE NOTULE.**

**13 NOVENBER 1977**
- 29 ATTESTATE WAT ONTVANG IS WORD VOORGELEES. ONDER DIE ATTESTATE IS DIE VAN JOHAN KOCH WAT HUIDIGLIK `N LIDMAAT IN DIE GEMEENTE IS.
- NAGMAAL DIENSTE SAL VANAF 1978 IN DIE OGGEND GEHOU WORD EN NIE MEER TYDENS AAND EREDIENSTE NIE.

**12 FEBRUARIE 1977**
- DIE EERSTE FINANSIëLE VERSLAG WORD BEHANDEL EN GOEDGEKEUR.
- DAAR WORD `N BEROEP OP ALLE GESINNE GEDOEN OM IN TE TEKEN OP DIE HERVORMER. DIE KOSTE HET R 3.50 PER JAAR BELOOP.
-`N BEROEP WORD OP LIDMATE GEDOEN OM AS KATEGETE TE KOM HELP.

**15 MEI 1978**
- DIE KERKRAAD IS BESIG OM MET LYSTE TE KOLLEKTEER EN SODOENDE MET `N BOUFONDS TE BEGIN.
- 5 ATTESTATE WAT ONTVANG IS WORD VOOR GELEES.

**11 JUNIE 1978**
- DAAR WORD BESLUIT OM DIE EERSTE BASAAR VAN VILJOENSKROON HERVORMDE GEMEENTE TE HOU. `N BASAAR KOMITEE WORD VERKIES. DIE KOMITEE HET BESTAAN UIT:
SAMEROEPER : OUDL. E KüHN
2 de SAMEROEPER : OUDL. J REYNEKE
DIE HELE KERKRAAD
VOORSITTER EN SEKRETARESSE VAN DIE NHSV
SUSTER B KüHN EN BROER VERMAAK.
Ds. CILLIERS MELD OOK DAT `N BASAAR NIE NET GEHOU WORD OM FONDSE IN TE SAMEL NIE, MAAR OOK OOR DIE GESELLIGE SAAM VERKEER VAN GEMEENTE LEDE.

**13 AUGUSTUS 1978**
- NHSV LOOTS OOK DIE EERSTE POGING OM FONDSE IN TE SAMEL DEUR ETES TE VERKOOP.

**12 NOVEMBER 1978**
- `N DATUM VIR DIE BASAAR WORD VAS GESTEL VIR 3 MAART 1979.
- Ds. CILLIERS MAAK BEKEND DAT HY NIE DIE BEROEP NA RUSTENBURG AANGENEEM HET NIE.

**11 FEBRUARIE 1978**
- DIE DATUM VIR DIE BASAAR WORD VERSKUIF NA 4 OF 5 MEI 1979.
- OUDL KüHN WORD BEDANK VIR DIE NAGMAAL SERVIES WAT HY GESKENK HET.
- OUERS VAN KINDERS WAT VOORGESTEL EN AANGENEEM IS, WORD GELUK GEWENS.

**22 APRIL 1979**
- DATUM VIR DIE BASAAR WORD GEFINALISEER VIR 4 MEI 1979.

**29 APRIL 1979**
- BROER G HARMSEN GEE `N DONASIE VAN R 120.00 IN PLAAS VAN `N BEES.

**6 MEI 1979**
- OUDL J REYNEKE WORD AS SKRIBA EN KASSIER VERKIES.

**12 AUGUSTUS 1979**
- DAAR WORD BESLUIT DAT DIAKENS OFFERGAWE STEEDS BY DIE HUISE GAAN KOLLEKTEER, EN DAT DAAR NIE VAN `N KOEVERT SISTEEM GEBRUIK GEMAAK GAAN WORD NIE.

**3 FEBRUARIE 1980**
- TOESTEMMING DEUR DIE GEMEENTE WORD GEGEE DAT R 6000.00 BY DIE KERK KANTOOR BELê KAN WORD TEEN 9% RENTE PER JAAR.
- DIE VOLGENDE BASAAR WORD BEPLAN VIR 9 MEI 1980.
- OUDL. CLAASEN WORD AS SKRIBA VERKIES.

**13 APRIL 1980**
- DIE KOMENDE BASAAR WORD BESPREEK. WORS SAL TEEN R 1.80 PER Kg. VERKOOP WORD.

**11MEI 1980**
- `N SPESIALE OUDERLINGE VERGADERING WORD VIR DIE RING SE OUDERLINGE IN WELKOM GEHOU OP 12 MEI. Ds LOOTS SAL DIE SPREKER WEES.

**10 AUGUSTUS 1980**
- INKOMSTE VAN DIE BASAAR HET R 1983.60 BELOOP.
- DIE RINGSITTING VIND IN 1981 IN VILJOENSKROON PLAAS.
- BROER KüHN WORD BEDANK VIR DIE SINK VAN `N BOORGAT OP DIE KERK SE ERF.
- `N AFSKEID WORD OP 30/8/80 VIR Ds. CILLIERS BEPLAN. DIT SAL DIE VORM VAN `N BRAAIVLEIS AANNEEM. OP 31/8/80 SAL Ds DU PLESSIS DIE AKTE VAN LOSMAKING AAN Ds CILLIERS GEE.

**30 NOVEMBER 1980**
- Ds. DU PLESSIS NEEM WAAR AS VOORSITTER.
- KINDERS WAT GEDOOP WORD SAL AS GESKENK DIE NUWE LIDMAATBOEK VAN DIE KERKRAAD ONTVANG.
- OUDL. CLAASEN WORD OOK AS KASSIER VERKIES.

**22 FEBRUARIE 1981**
- `N BASAAR WORD VIR 1 MEI 1981 BEPLAN.
- DIE KERKRAAD WORD OPDRAG GEGEE OM DIE MOONTLIKHEID OM `N EIE KERK TE BOU TE ONDERSOEK.

**24 MEI 1981**
- DIAKEN LINGENFELDER WORD VERKIES AS VOORSITTER VAN DIE BOUKOMMISIE. DAAR WORD BESLUIT OM EERS `N SAAL VIR ONGEVEER 250 MENSE TE BOU MET `N KONSISTORIE EN `N MOEDERSKAMER.

**16 AUGUSTUS 1981**
- Ds. VILJOEN VAN STILFONTEIN NEEM AS VOORSITTER WAAR.
- `N VOORLOPIGE PLAN IS DEUR GERDA LE ROUX OPGETREK. DIE PLAN KAN BESIGTIG WORD.
- DAAR IS VAS GESTEL DAT DIE RAAD VIR FINANSIES `N LENINGS FONDS HET. DIE LENING KAN OOR 15 JAAR TERUG BETAAL WORD TEEN `N RENTE KOERS VAN 10%.
- DIE FEESSSAAL IS TE KOOP. DAAR WORD EGTER BESLUIT DAT SY LIGGING ONGELEë IS OM AS KERK GEBOU TE DIEN.
- OUDL. REYNEKE Sê DAT `N GEBOU VIR 250 MENSE TE GROOT IS VIR DIE GEMEENTE EN DAT DIE VERWAGTE UITBREIDING VAN VILJOENSKROON NET `N GISSING IS.
- DAAR WORD BESLUIT OM PLANNE VIR `N KLEINER GEBOU OP TE TREK.

**15 NOVEMBER 1981**
- Ds. VAN RENSBURG VAN KLERKSDORP IS DIE VOORSITTER.
- BROER KüHN Sê DAT HY BEREID IS OM VIR ARGITEK PLANNE TE BETAAL EN DIE STENE SAL VERSKAF AS `N KERK IN PLAAS VAN `N SAAL GEBOU GAAN WORD.
- `N GEMEENTE AFSLUITING WORD VIR 28/11/81 BY DIAKEN LINGENFELDER BEPLAN.

**21 FEBRUARIE 1982**
- Ds VAN WYK IS DIE VOORSITTER.
- VOLGENS `N BERAMING BELOOP BOUKOSTE R 500.00 PER SITPLEK.
- DAAR WORD BESLUIT DAT BOUWERK NIE SAL BEGIN VOORDAT DAAR NIE R30 000.00 IN DIE BOUFONDS IS NIE ASOOK `N ADDISIONELE R 20 000.00 IS NIE.
- AS DAAR `N EIE KERK GEBOU IS, MOET MET ORKNEY ONDERHANDEL WORD OOR DIE GEMEENTE LEDE IN VIERFONTEIN.
- `N BASAAR WORD BEPLAN VIR VRYDAG 28 MEI OM 5 nm.

**23 MEI 1982**
- DIE KOMENDE BASAAR WORD BESPREEK.
- 3 BEESTE IS VERKRY EN GAAN BEWERK WORD.

**15 AUGUSTUS 1982**
- DIE SURPLUS FONDSE WORD TEEN 16% BELê.
- Ds. VAN WYK SPREEK SY KOMMER UIT OMDAT DAAR SO MIN HUISGODSDIENS GEHOU WORD.
- KLEREDRAG OP TROUES WORD BESPREEK. DIT MOET KERKDRAG WEES OMDAT DIT OOK `N EREDIENS IS.
- ONGEVEER R 1500 WINS IS TYDENS DIE LANDBOUSKOU GEMAAK.
- OUDERLING REYNEKE Sê DAT DAAR `N PROGRAM OP TELEVISIE WAS, WAT GODSLASTERLIK WAS. DIE SAAK SAL VERDER OP RINGSVLAK HANTEER WORD.

**21 NOVEMBER 1982**
- RINGSVERGADERING HET `N SKRYWE NA SAUK GERIG OOR DIE PROGRAM. DIE SAUK WOU EGTER NIE `N STANDPUNT IN NEEM NIE.
- DIE KOMBINASIEFOOI WORD VERHOOG NA R 4000.00 PER JAAR.
- DIE BEDRAG PER LIDMAAT OM UITGAWES TE DELG BELOOP R 15.00 PER LIDMAAT PER MAAND.
- DIE BOUFONDS HET DIE AFGELOPE JAAR MET R 20 000 GEGROEI.
- DIE NHSV BEPLAN `N FIETSTOER VIR 14 MEI 1983.

**15 FEBRUARIE 1983**
- DIE NHSV GAAN POOG OM R 10 000 MET DIE FIETSTOER TE IN.
- `N NUWE BASAARKOMITEE WORD VERKIES NL.
  - VOORSITTER Ds. VAN WYK
  - SEKRETARIS RUAN STEINMANN
  - LEDE : OUDL. WESSELS EN CLAASSEN, DIAKENS LE ROUX EN LINGENFELDER, NHSV LEDE MEV. VAN WYK, WESSELS, LE ROUX EN REYNEKE.
- DIE KERKRAAD HET BESLUIT OM DIE LIED NA DIE WET EN GELOOFSBELYDENIS MAANDELIKS AF TE WISSEL.

**20 MAART 1983**
- DIE NHSV HET R 3 000 MET HUL FIETSTOER INGEVORDER.
- `N ORRELIS ,MEJ. VAN HUYSSTEEN, WORD AANGESTEL.

**15 MEI 1983**
- SKETSPLAN VIR `N KERKGEBOU IS VAN DIE ARGITEK IN KROONSTAD ONTVANG.
- DIE GEMEENTE WORD GEVRA OM NOG IDEES TE GEE OM DIE PLANNE TE VERBETER.
- BEREKENINGE TOON DAT DIE TOTALE KOSTE VAN DIE KERK ONGEVEER R 100 000 SAL BELOOP.
- DIE KERKRAAD HET WEER GETENDER VIR `N STALLETJIE BY DIE LANDBOUSKOU IN AUGUSTUS.

**14 AUGUSTUS 1983**
- DIE TOTALE INKOMSTE VAN DIE BASAAR BELOOP R 3305 EN VAN DIE SKOU R 2962
- DAAR WORD `N BEROEP OP LIDMATE GEDOEN OM LEESDIENSTE TYDENS VAKANTSKAP BY TE WOON.
- KATEGESE KLASSE SAL OP NAGMAAL SONDAE GEHOU WORD OM SODOENDE KINDERS OOK IN DIE NAGMAAL EREDIENSTE TE BETREK.

**20 NOVEMBER 1983**
- Ds. LOOTS IS DIE VOORSITTER.
- DIE KASSIER VERKLAAR DAT DAAR R 35 000 BY DIE KERKKANTOOR BELê IS.

**12 FEBRUARIE 1984**
- Ds. REDELINGHUYS NEEM DIE EERSTE KEER DIE VOORSITTERSTOEL IN.
- `N VERBETERDE SKETSPLAN VAN DIE KERKGEBOU IS ONTVANG, EN `N KOSTEBERAMING GAAN NOU GEMAAK WORD.

**13 MEI 1984**
- DIE JAARLIKSE BASAAR WORD BESPREEK.

**12 AUGUSTUS 1984**
- `N DIENSGROEP OM NA BEJAARDES EN SIEKES OM TE SIEN WORD GESTIG.
- DIE BOU KOMMISIE HET AANBEVEEL OM DIE OU AGS KERK TE KOOP.
- DIE GEBOU KAN TEEN R 30 000 AANGEKOOP WORD TEENOOR DIE BERAAMDE KOSTE VAN R 350 000 OM `N NUWE GEBOU TE LAAT BOU.

**11 NOVEMBER 1984**
- DIE OU AGS KERK IS AANGEKOOP EN DIE BOUKOMMISIE IS BESIG MET VERANDERINGE EN BOUWERK.

**30 DESEMBER 1984**
- GOEDKEURING WORD DEUR DIE GEMEENTE GEGEE OM `N LENING VAN R 10 000 VAN `N ANDER GEMEENTE (WITPOORTJIE) TE VERKRY. DIE GELD IS OOR 5 JAAR RENTE VRY TERUG BETAALBAAR.

**<u>10 FEBRUARIE 1985</u>**
- KAART EN TRANSPORT VAN DIE ERWE IS AFGEHANDEL EN ONTVANG.
- Ds REDELINGHUYS Sê DAT HY VIR 6 WEKE GRENSDIENS OPGEROEP IS.
- DAAR WORD BESLUIT OM ORIGE 2 ERWE VAN DIE GEMEENTE TE VERKOOP.

**<u>21 APRIL 1985</u>**
- DIE HUIDIGE KERKGEBOU WORD INGEWY.

**<u>12 MEI 1985</u>**
- MEV. E STEINMANN WORD BEDANK VIR DIE HOUTSNEEWERK WAT SY VIR DIE KANSEL GEDOEN HET.
- DIE BASAAR VAN 24 MEI OM 16:30 WORD BESPRREK.
- DAAR WORD BESLUIT OM DIE KOMBINASIE FOOI TOT R 5 000 PER JAAR TE VERHOOG.

**<u>11 AUGUSTUS 1985</u>**
- EREDIENSTYE WORD AS VOLG VASGESTEL.
    - ELKE TWEEDE EN VIERDE SONDAG : `N OGGEND DIENS.
    - DIE RES VAN DIE SONDAE SAL `N AANDDIENS WEES.
- BYBELSTUDIE WORD BEPLAN VIR ELKE LAASTE MAANDAG AAND VAN DIE MAAND OM 7 NM.

**<u>10 NOVEMBER 1985</u>**
- DIE AFGELOPE BASAAR LEWER R 2800 OP.
- DIE UITGAWES VAN DIE GEMEENTE BELOOP R 10 550 PER JAAR OF WAT BETEKEN R 21 PER LIDMAAT PER MAAND.

**<u>11 MEI 1986</u>**
- BYBELSTUDIE VERSKUIF NA DIE EERSTE SONDAG VAN DIE MAAND NA DIE EREDIENS.
- DAAR WORD BEKEND GEMAAK DAT DIE HERVORMDE KERK GEDENK PENNINGS UITGEE TER VIERING VAN ONS 100 JARIGE BESTAAN.

**<u>10 AUGUSTUS 1986</u>**
- KOMBINASIE FOOI WORD VERHOOG NA R 6 300 PER JAAR.
- `N GEMEENTE OPBOU FONDS IS DEUR DIE HERVORMDE KERK GESTIG EN BELOOP R 4 PER LIDMAAT PER JAAR.

**<u>9 NOVEMBER 1986</u>**
-NOG `N DORPSWYK WORD GESTIG OMDAT DIE LIDMATE IN DIE DORP BAIE GEGROEI HET.

**<u>9 FEBRUARIE 1987</u>**
- `N BASAAR WORD VIR 8 AUGUSTUS 1987 BEPLAN

**<u>10 MEI 1987</u>**
- DIE REDELINGHUYS EGPAAR WORD GELUK GEWENS MET DIE GEBOORTE VAN HUL TWEEDE DOGTER.
- MEI MAAND SE DEURKOLLEKTE WORD AFGESONDER VIR DIE WEESHUIS IN MIDDELBURG.

**<u>9 AUGUSTUS 1987</u>**
- 2 VAN DIE DRIE ERWE IS VERKOOP TEEN R 5000 ELK.

**8 NOVEMBER 1987**
- DIE GEMEENTE WONDERFONTEIN SKENK `N ORREL AAN VILJOENSKROON GEMEENTE.
- OGGEND EREDIENSTE WORD VERSKUIF NA 11:00 VM.
- NAGMAAL VERSKUIF NOU NA `N OGGEND EREDIENS.
- NUWE INTREKKERS IN VIERFONTEIN SAL GEVRA WORD OM BY VILJOENSKROON IN TE SKAKEL. OU LIDMATE VAN VIERFONTEIN SAL EGTER BY ORKNEY GEMEENTE GELAAT WORD. DIE SAAK SAL NA DIE RINGSKOMMISSIE VERWYS WORD.

**15 MEI 1988**
- DAAR WORD `N BEROEP GEDOEN OM `N KOSTER AAN TE STEL. DIE KOSTER SAL R 40.00 PER MAAND BETAAL WORD.

**14 AUGUSTUS 1988**
- DIE BASAAR LYSTE LEWER R 2028 OP.
- DIE NHSV HOU HUL EERSTE VERKOPING BY CHECKERS OP 19 NOVEMBER 1988

**13 NOVEMBER 1988**
- DIE PLIGTE VAN KOSTER WORD VERDEEL TUSSEN DIE WYKE, OMDAT DAAR GEEN PERSOON GEVIND KON WORD OM DIE TAAK TE VERRIG NIE.
- `N DATUM VIR DIE VOLGENDE BASAAR WORD OP 4 MAART 1989 GESTEL.

**14 MEI 1989**
- DIE INKOMSTE VAN DIE BASAAR BELOOP R 3733 MET EEN BEES WAT NOG VERKOOP MOET WORD.

**13 AUGUSTUS 1989**
- UITGAWES VAN DIE GEMEENTE BELOOP R 38.00 PER LIDMAAT PER MAAND.

**12 NOVEMBER 1989**
- DIE GEMEENTE SE SANG MOET VERBETER. DAAR WORD BESLUIT DAT SANG VOOR EREDIENSTE GEOEFEN MOET WORD.

**11 FEBRUARIE 1990**
- DIE JAARLIKSE BASAAR WORD VIR 24 MAART BEPLAN. DIT SAL BY DIE STADSAAL PLAASVIND.

**25 FEBRUARIE 1990**
- HEFFINGS BELOOP R 65 PER LIDMAAT PER JAAR.
- DAAR WORD AANBEVEEL DAT DIE KERK SE TERREIN OPGEKNAP WORD.
- BROER EBEN KüHN BELOWE OM `N BOORGAT TE LAAT BOOR.

**13 MEI 1990**
- DIE GEMEENTE BESLUIT OM EERDER STRAATVERKOPINGS TE HOU IN PLAAS VAN DIE JAARLIKSE BASAAR.

**5 AUGUSTUS 1990**
- DIE BOORGAT WAS ONSUKSESVOL.

**4 DESEMBER 1990**
- 3 STRAATVERKOPINGS IS GEHOU EN DIE TOTALE OPBRENGS WAS R 3450
- Ds. REDELINGHUYS KONDIG AAN DAT HY DIE GEMEENTE VERLAAT EN `N BEROEP NA PRETORIA AANVAAR HET.

**13 FEBRUARIE 1994**
- DIE KERK GAAN BEVEILIG WORD DEUR `N VEILIGHEIDSDEUR AAN TE BRING BY DIE AGTERSTE INGANG.
- `N GESINSKAMP WORD BEPLAN.

**2 JUNIE 1994**
.- Ds. GERRIE BOTHA Sê DAT BOTHAVILLE GEMEENTE BAIE VINNIG GROEI EN DAT VILJOENSKROON KAN VERWAG DAT DAAR OP VILJOENSKROON `N BEROEP GEDOEN GAAN WORD OM `N EIE PREDIKANT OF HULP TE KRY.

**12 FEBRUARIE 1995**
- DIE KERKRAAD EN SKAKELKOMITEE HET BESLUIT OM `N PROPONENT DEELTYDS TE BEROEP. DIE PROPONENT SAL IN VILJOENSKROON WOON EN WERK.

**12 MAART 1995**
- `N LYS VAN DEELTYDSE PREDIKANTE EN PROPONENTE WORD AAN DIE GEMEENTE VOORGEHOU ASOOK `N WERKKONTRAK.

**14 MEI 1995**
- PROPONENT H BOTHA IS BEROEP EN SAL OP 4 JUNIE 1995 ONTVANG WORD IN DIE GEMEENTE.
- SY SAL EERS TUISGAAN IN `N WOONSTEL BY BROER JOHAN KOCH.

**13 AUGUSTUS 1995**
- DIE BELEGGING IS TANS R 80 000.
- `N WERKGROEP VIR PREDIKING EN EREDIENS WORD GESTIG.
- OGGEND EREDIENSTE WORD VOORTAAN GEHOU OM 9:00 vm.

**5 NOVEMBER 1995**
- `N KOMITEE WORD GESTIG OM DIE AANKOOP OF BOU VAN `N PASTORIE TE ONDERSOEK.

**26 NOVEMBER 1995**
- AS `N HUIS VIR `N WINSKOOP TE KOOP IS KAN DIE GEMEENTE KOOP, ANDERS HUUR ONS EERS `N HUIS AS PASTORIE.

**4 FEBRUARIE 1996**
- KOMMER WORD UITGESPREEK OOR DIE SWAK EREDIENS BYWONING.

**5 MEI 1996**
- SUSTER HELEN EKSTEEN WORD AS KASSIER VERKIES.

**4 AUGUSTUS 1996**
- `N PASTORIE IS IN HAVEMANSTR. AANGEKOOP TEEN R 96 214.
- DIE AFGELOPE BASAAR HET R 15 740 OPGELEWER.

**3 NOVEMBER 1996**
- DAAR WAS 2 INBRAKE BY DIE KERK, EN ONS HET BAIE VERLOOR OMDAT DAAR GEEN DIEFWERING OF ALARM WAS NIE.

**2 FEBRUARIE 1997**
- `N MA EN DOGTERDAG IS DEUR DIE NHSV AANGEBIED EN WAS `N GROOT SUKSES.
- DAAR WORD BESLUIT OM VIER DAKWAAIERS IN DIE KERK TE INSTALLEER EN OM `N KLANKSTELSEL TE KOOP OMDAT DIE KERK SE STELSEL GESTEEL IS.
- DIE GEMEENTE BESLUIT OM Ds.HANNELIE BOTHA SE DIENSKONTRAK MET NOG `N JAAR TE VERLENG.

**11 MEI 1997**
- DIE BASAAR DATUM WORD VASGESTEL VIR SATERDAG 30 AUGUSTUS 1997.
- DAAR WORD OOK `N STOKPERDJIE EN TALENT UITSTALLING BEPLAN.
- DIAKEN ROOS SKENK `N STAALKONSTRUKSIE WAT IN `N KOMBUIS OMSKEP KAN WORD. DAAR WORD OOK `N BOU KOMITEE GEKIES

**17 AUGUSTUS 1997**
- DIE KOMENDE BASAAR WORD BESPREEK.

**2 NOVEMBER 1997**
- DAAR WORD BESLUIT OM DIE VOLGENDE BASAAR OP 15 MEI 1998 TE HOU.
- `N FEES WORD BEPLAN VIR 1 MAART 1998 OM DIE GEMEENTE SE 21 JARIGE BESTAAN TE HERDENK.
- DIE GEMEENTE AFSLUITING SAL DIE VORM VAN `N SAFARI ETE AANNEEM.
- Ds. CHRISTO VAN DER MERWE KOM ONS OP 23 NOVEMBER OOR GEMEENTEBOU TOESPREEK.

**15 FEBRUARIE 1998**
- DIE GEMEENTE GEE FORMEEL TOESTEMMING DAT DIE BOUKOMITEE MOET VOORTGAAN MET DIE BEBLANNING VAN `N SAAL / KOMBUIS.
- DAAR WORD BESLUIT OM NIE EEN GROOT BASAAR TE HOU NIE, MAAR ALLE IN TE SIT VIR DIE VERSKILLENDE FONDSINSAMELINGSPROJEKTE DEUR DIE JAAR.



BAIE DANKIE AAN DIE VOLGENDE BORGE WAT GEHELP HET OM HIERDIE BLAD MOONTLIK TE MAAK :
- SENWES VILJOENSKROON
- NORTHMEC
- VILJOENSKROON ONDERDELE
- PAPILLON